WIKIPEDIA

# Koreaans

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

e: *Hierdie artikel handel oor die taal in Oos-Asië. Vir die etniese groep, sien Koreane.*

**Koreaans** is 'n Altaïese taal wat deur sowat 77 miljoen mense in Noord- en in Suid-Korea gepraat word. Daar is groot minderhede van Koreaanstaliges in Japan, die Verenigde State en in Yanbian in die Volksrepubliek China.

In Suid-Korea word die taal *han'gukmal* (한국말) of *han'gugeo* (Hangoel: 한국어, Hanja: 韓國語, [ha(ː)n.gu.gʌ]) genoem. In Noord-Korea word dit egter *chosŏnmal* (조선말, [tso.sʌn.mal]) or *chosŏnŏ* (조선어, 朝鮮語) genoem. Dit is anders omdat die algemene name vir Noord- en Suid-Korea verskil. Verder noem Koreane gewoonlik hul taal *urimal* (Hangoel: 우리말) of *urinara mal* (Hangoel: 우리나라 말) wat "ons taal" of "ons land se taal" beteken.

Die dialek van die Suid-Koreaanse Jeju-eiland word deur sommige taalkundiges as 'n eie taal beskou wat darem saam met Koreaans as Koreaanse tale gegroepeer word. Ander taalkundiges sien egter kleiner verskille tussen dié dialek en Koreaans wat nie hierdie klassifikasie regverdig nie. Soms word dit saam met Turkse, Mongoolse, Toengoesiese, Japannese tale en Ainoe by die Altaïese tale gegroepeer, hoewel dit algemeen betwis word.[2]

| **Koreaans**<br>**한국어 (韓國語) / 조선말 (朝鮮말)**<br>***Hangugeo*, *Chosŏnmal*** | |
|---|---|
| Uitspraak: | [tso.sʌn.mal] (Noord-Korea)<br>[ha(ː)n.gu.gʌ] (Suid-Korea) |
| Gepraat in: | Suid-Korea<br>Noord-Korea<br>Volksrepubliek China (Yanbian)<br>Verenigde State<br>Japan |
| Gebied: | Korea |
| Totale sprekers: | 77 miljoen[1] |
| Rang: | 13 |
| Taalfamilie: | Altaïes (omstrede)<br>**Koreaans** |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Suid-Korea<br>Noord-Korea |
| Gereguleer deur: | Nasionale Instituut vir die Koreaanse taal (국립국어원 / 國立國語院)<br><br>Taalnavorsingsinstituut, Akademie vir Sosiale Wetenskappe (사회과학원 어학연구소 / 社會科學院 語學硏究所)<br>Koreaanse taal Regulerende Kommissie (중국조선어규범위원회 / 中國朝鮮語規範委員會) |
| **Taalkodes** | |

## Inhoud



## Galery

한국어 조선말




Twee name vir Koreaans, *Hangugeo* en *Chosŏnmal*, vertikaal geskryf in Hangoel

Verspreiding van Koreaanse dialekte

| | |
|---|---|
| ISO 639-1: | ko |
| ISO 639-2: | kor |
| ISO 639-3: | kor (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=kor) |



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.




Koreaanse klinkers

Koreaanse konsonante

## Sien ook

- Koreaanse Wikipedia

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Korean" (http://www.ethnologue.com/language/kor) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200509233218/https://www.ethnologue.com/language/kor) vanaf die oorspronklike op 9 Mei 2020. Besoek op 14 April 2019.
2. "The Altaic family controversy – Languages Of The World" (http://www.languagesoftheworld.info/language-families/the-altaic-family-controversy.html). *Languages Of The World* (in Engels). 16 Februarie 2011. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190826171912/https://www.languagesoftheworld.info/language-families/the-altaic-family-controversy.html) vanaf die oorspronklike op 26 Augustus 2019. Besoek op 14 April 2019.


## Verdere leesstof

- (en) Lee, Ki-Moon; Ramsey, S. Robert (2011). *A History of the Korean Language*. Cambridge University Press. ISBN 978-0-521-66189-8.
- (en) Martin, Samuel E. (2006). *A Reference Grammar of Korean: A Complete Guide to the Grammar and History of the Korean Language – 韓國語文法總監*. Tuttle Publishing. ISBN 978-0-8048-3771-2.
- (en) Sohn, Ho-Min (2006). *Korean Language in Culture and Society*. Boston: Twayne Publishers. ISBN 978-0-8248-2694-9.
- (en) Chang, Suk-jin (1996). *Korean*. Philadelphia: John Benjamins Publishing Company. ISBN 978-1-55619-728-4. (Volume 4 of the *London Oriental and African Language Library*).

# Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Koreaans.
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Koreaans.

| | |
|---|---|
| **Normdata** | NDL: 00573711 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00573711) |